# Heilig, heilig, heilig, Here



Hei - lig, hei - lig, hei - lig, He - re,



U is hei - lig son - der perk;



ons kom sing u Naam ter e - re



bid dat U in ons sal werk.

1(b)



Ons on - hei - lig - heid, o Heer,



dwing ons op ons knie-ë neer.



Ons kom pleit om u ge - na - de:



Heer, ver - los ons van die kwa - de.

2.

Wat geskep is deur u hande -
Dit was heilig, rein en goed;
maar sonde bring die skande,
bring die seer in ons gemoed.
Ons verstand is swak en klein,
ook ons strewe is onrein.
Ons is, Heer, in skuld gebore -
Sonder U is ons verlore.

3.

Heil'ge God, herskep ons lewe
en laat groei die goeie saad;
maak ons heilig in ons strewe,
in gedagte, woord en daad.
Ons wil U ons danklied bring
en U lof, o Jesus, sing.
Laat U Gees ons lei, o Here,
om te lewe, U ter ere.

4.

O dat alle mensetale,
alle eng'lesang, o Heer,
saamruis deur die hemelsale
in gejubel tot u eer.
Eenmaal staan ons voor u troon
waar ons eer aan U betoon -
sing ons met die eng'le: Ere!
Heilig, heilig, heilig, Here!